SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS 27 MAART 2005

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in SuidAfrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag:

SARL AJV

SARL EN SA-AMSAT SPAN SAAM BY KLK-KONFERENSIE

VERANDERINGS AAN REGULASIES IN KENIA

SETI EN AMATEUR RADIO

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 6752393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Plaas asb. U berigte op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels, maar, gaan asb. veral datums en telefoonnommers na voordat u die berig instuur, die redakteur het growwe foute in die verlede opgemerk.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

SARL AJV

Die 2005 Algemene Jaarvergadering van die SARL vind plaas op Saterdag, 9 April 2005 by die Nasionale Amateurradiosentrum in Johannesburg. Die AJV kennisgewings was almal teen Donderdag 17 Maart 2005 gepos en die dokument is beskikbaar op die SARL se webtuiste by www.sarl.org.za.

Die toekenningsplegtigheid vind op Vrydagaand om 19:00 in die Sentecsaal by die NARS plaas. Om 20:00 sal daar vermaak wees gevolg deur 'n braai en sosiale byeenkoms. Die kostes beloop R65 per persoon en besprekings kan by Vee Antal by die SARL-kantoor gemaak word. Die drag is informeel maar netjies.

Registrasie sal om 07:30 op Saterdagoggend 9 April begin, met die AJV wat om 09:00 'n aanvang neem. Om 11:00 sal daar 'n teepouse wees gevolg deur 'n informele vergadering oor amateursake om 11:30. Om 13:00 sal verversings beskikbaar wees.

SARL EN SA-AMSAT SPAN SAAM VIR AMATEUR RADIO BY 'N KLK-KONFERENSIE

Graham Hartlett, ZS6GJH, President van die SARL, en Hans van de Groenendaal, ZS6AKV, President van SA AMSAT, gaan 'n gesamentlike voorlegging doen tydens die tweede jaarlikse Kraglynkommunikasiekonferensie wat in Julie in Johannesburg gehou word. Die voorlegging is getitel "Is PLC the death of HF Communication?" en bespreek die kommer oor steurings van HF- tot by swakseinkommunikasie in die satellietbande, en sal vra vir 'n beheerde en oop proses vir die loodsstudies met ingeboude veiligheidsprosedure om die loodsstudie te stop sou dit HF onbruikbaar maak in die gebied waar die studie gedoen word.

VERANDERINGS AAN REGULASIES IN KENIA

Ted Alleyne, 5Z4NU, die voorsitter/sekretaris van die Amateurradiovereniging van Kenia het aan SARLNuus gesê dat die Kommunikasiekommissie van Kenia so pas die gebruik van die 30 meterband (10,100 tot 10,150 MHz) en beperkte 160 meterband (1,81 tot 1,85 MHz) vir amateurs in Kenia goedgekeur het.

Ted sê "Verdere verbeteringe wat begin is, is die gebruik van elektroniese logs, magtiging vir ongelisensieerde persone om onder toesig groeteboodskappe binne Ken8ia uit te saai, werking onder toesig vir ongelisensieerde studente vir die RAE, die vervanging van die"/A" met die meer morderne "/P", "/M" en "/MM" en 'n paar minder belangrike items. Die 12 en 17 meterbande, wat by ons al 'n klompie jare gemagtig is om te gebruik, is nou ingesluit in die gedrukte frekwensieskedule op die lisensie. Die skedule van modusse, wat ek glo van voor die tweede wêreldoorlog kom toe digitale modusse en SSTV nog onbekend was, is ook opdateer."

NOG TWEE WEKE OM IN TE SKRYF VIR DIE KONSTRUJSIEKOMPETISIE

'n Ekstra twee weke is beskikbaar as jy aan die SA Amateurradio-ontwikkelingstrust se konstruksiekompetisie will deelneem. Die 2005 projek is 'n laekrag, tweeband HF en GG-send/ontvanger vir 20 en 40 meter, ten volle verstelbaar met 'n uitset van tenminste 10 watt. Die ontwerp moet gebruik maak van plaaslike komponente en in monteerstelvorm nie meer as R500 kos nie, kabinet uitgesluit.

Inskrywings geskied in twee fases. Die eerste fase is die ontwerp op papier, wat die volle spesifikasies en volledige beskrying insluit. Inskrywings vir die eerste fase sluit teen 15 April 2005, dus twee ekstra weke. Die inskrywings moet gestuur word aan Posbus 90438, Garsfontein, 0042 of per e-pos aan saardt@intekom.co.za. Besoek www.amateurradio.org.za vir meer inligting oor die projek.

SETI EN AMATEURRADIO

Miskien is dit die mees ambisieuse mikrogolf SETI-projek al ooit onderneem sonder Staatstoerusting of -befondsing. Projek Argus het ten doel om ongeveer

5 000 klein radioteleskope oor die wêreld heen te ontplooi en ko-ordineer. Dit is 'n opname van mikrogolfsiene van moontlike intelegente buiteaardse oorsprong. Waneer Projek Argus tenvolle in werking is , sal dit die eerste onafgebroke monitering, in all rigtings en in gewone tyd, van die hele hemelruim wees.

Projek Argus maak gebruik van klein, goedkoop amateurradioteleskope, gebou en bedien deur SETI-ligalede, wat self die kostes dra. 'n Tipiese Projek Argusstasie kan gebou word vanaf 'n paar honderd na 'n paar duisend rand, afhangend van die kennis van die bouer. Die toerusting, met matige sensitiwiteit, het die vermoë, so word geglo, om mikrogolfuitstraling van tegnologies gevorderde beskawings baie honderde ligjare ver op te spoor.

Registreer nou vir AMSATCON 2005, wat by die SARL se Nasionale Amateurradiosentrum in Gauteng op Saterdag 14 Mei gehou sal word. Registrasie is R70 vir SA AMSAT- en SARL-lede en sluit in verversings en middagete asook 'n gratis inskrywing in 'n gelukkige trekking. Volledige besonderhede is beskikbaar by www.amsatsa.org.za of deur ‘n registrasievorm by saamsat@intekom.co.za te versoek.

OOPS VERKEERDE URL

In verlede week se SARLNuus is die URL van die SA Amateurradio-ontwikkelingstrust verkeerdelik deurgegee. As jy wil sien wie het al 'n donasie gemaak, besoek www.amateurradio.org.za. Die fonds staan op R3 626 en die teiken is R13 000 wat teen Mei bereik moet word wanneer die SARL se lidmaatskap aan die IARU betaal moet word. Maak asseblief ‘n skenking en help dat die SARL en Suid-Afrika internasionaal verteenwoordig word.

Nadat `n donasie gemaak is, stuur`n afskrif van die depositostrokie per faks aan 012 991 5651, of per e-pos aan saardt@intekom.co.za of per gewone pos aan Posbus 90438 Garsfontein 0042. Die rekeningnommer vir donasies is ABSA 560 142 722, Menlynpark, takkode 335 645. Tjeks moet betaalbaar gemaak word aan die “SA Amateur Radio Development Trust”. Volledige besonderhede kan by www.amateurradio.org.za gevind word.

TWEE SARL-KOMPETISIES IN APRIL

Die eerste been van die SARL 80 meter QSO-geselligheid is op die lug op Donderdagaand 07 April 2005 vanaf 19:00 tot 22:00 SAT. Dit is 'n foonkompetisie met werking in die gedeelte 3,600 tot 3,650 MHz.

Op Sondag 10 April 2005 word die SARL Hamnet 40 meter Nood Gesimuleerde kompetisie vanaf 14:00 tot 16:00 gehou. Dit is ook 'n foonkompetisie.

Die reëls vir beide kompetisies is beskikbaar op die webtuiste van die SARL by www.sarl.org.za en sal ook saam met HF Happenings uitgestuur word.

WES-RAND KATTEBAKVERKOPING

Die Wes-Rand Amateurradioklub sal op Saterdag 2 April om 12:00 SAT 'n kattebakverkoping by die WRARK-klubhuis in Krotonstraat, Weltevredenpark,

hou. Let asseblief op dat die hekke om 12:00 oopmaak. Vir meer inligting skakel Dave, ZR6AOC, op 083 449 8991. Ons sien daarna uit om u en u vriende daar te ontmoet.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Tad Cook, K7RA, van Seattle, Washington, sê hierdie tyd van die jaar is goed vir HF voorplanting, omdat van verlede Sondag die Noordelike Halfrond in die lente en die Suidelike Halfrond in the herfs is. Maar sonvlekaktiwiteit is laag soos ons aanbeweeg na die onderkant van die huidige siklus - nog so twee jaar ver.

Die weeklikse gemiddelde sonvlekgetal het met net meer as 16 punte gedaal van die vorige week na 44,3. Die daaglikse gemiddelde sonvloed was met meer as 12 punte laer op 92,1. Die geomagnetiese A- en K-indekse het stabiele toestande aangedui met effense ongestadigde toestande op 19 Maart.

Die voorspelling vir die week is min of meer dieselfde met sonvloedsyfers wat onder die 90 sal inbeweeg. 'n Sonwindstroom kan ongestadigde tot aktiewe toestande veroorsaak.

DAGBOEK VAN GEBEURE 31 Maart - Finale lesings vir AMSATCON2005 in te dien; 02 April - Wesrand Kattebakverkoping; 07 April - SARL 80 Meter QSO-gesellige; 08 April - SARL Toekenningsdinee; 09 April - AJV van die SARL; 10 April - SARL Hamnet 40 Meter Noodkommunikasiekompetisie; 14 April - sluitingsdatum vir die Mei RAE; 15 April - sluitingsdatum vir stadium 1 van die 2005 Konstruksiekompetisie; 14 Mei - AMSATCON 2005; 19 Mei - Radioamateureksamen; 31 Mei - sluitingsdatum vir stadium 2 van die 2005 Konstruksiekompetisie.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 810, 7 205 en 7 082 kHz en verskeie 2 m herhalers in u omgewing te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word.

ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin. Dit is saamgestel deur Dennis, ZS4BS, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens aan almal.

/EX